WIKIPEDIA

# Venesiaans

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Venesiaans** (*Vèneto* of *Łéngoa vèneta*, Italiaans: *Lingua Veneta*) is 'n Romaanse taal wat deur sowat vier miljoen sprekers in die Noordoos-Italiaanse gewes Veneto asook in dele van Friuli-Venezia Giulia, Trentino en Istrië gepraat en by die Noord-Italiaanse groep van dialekte gereken word. Alhoewel die taal dikwels as 'n streekdialek geklassifiseer word, verskil dit in baie opsigte van Standaarditaliaans sodat dit - net soos ander Noord-Italiaanse taalvariante - ook as 'n selfstandige taal beskou kan word. So is daar Venesiaans-Italiaanse woordeboeke.



'n Plakkaat in Venesiaans tydens die landbouskou *Fiere di Santa Lucia di Piave* in die provinsie Treviso, Veneto

| **Venesiaans**<br>**Vèneto** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Italië<br>Slowenië<br>Kroasië<br>Brasilië<br>Meksiko |
| Gebied: | Veneto<br>Friuli-Venezia Giulia<br>Trentino-Suid-Tirool<br>Istrië<br>Puebla<br>Rio Grande do Sul<br>Santa Catarina |
| Totale sprekers: | 3,852 miljoen[1] |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Romaans<br>Wes-Romaans<br>Galloitalies<br>**Venesiaans** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Veneto<br>Istrië |
| Gereguleer deur: | *geen* |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | - |
| ISO 639-2: | - |
| ISO 639-3: | vec (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=vec) |

Sowel die bewoners van Venesië asook taalkundiges gebruik Vèneto of Veneties as 'n sambreelterm om na die groter groep van Venesiaanse dialekte met al sy plaaslike variante te daraus. Daarenteen word met die term Venexiàn/Venesiàn (Venesiaans, *Veneziano* of *dialetto veneziano* in Italiaans) spesifiek na die variant verwys wat in die stad Venesië gepraat word en in die tydperk van die Republiek Venesië as dié stadstaat se amps- en algemene omgangstaal gedien het. Danksy sy lang literêre tradisie geniet Venesiaans nog steeds die status en prestige van 'n selfstandige taal, alhoewel dit juis Venesiane was wat met

hul hoogs ontwikkelde uitgewerybedryf tydens die 16de eeu 'n belangrike rol by die uitbreiding van die Toskaans-Florentynse skryftaal as algemene kultuurtaal van Italië gespeel het.

Danksy Venesiaans se historiese status as taal van die seemoondheid Republiek Venesië, met 'n taalgeskiedenis wat oor agt eeue strek, is daar 'n omvangryke erfenis aan bronnemateriaal: miljoene van politieke, diplomatieke en regtelike dokumente en korrespondensie; duisende van gedigte, verhale en romans; honderde van toneelstukke, epiese gedigte, historiese en wetenskaplike afhandelinge (sowel as oorspronklike tekste asook as vertalings); asook verskeie woordeboeke en grammatika's.[2]

'n Meerderheid van lede van die Gewestelike Raad van Venesië het Venesiaans op 28 Maart 2007 met die wet oor die „*tutela e valorizzazione della lingua e cultura veneta*“ ("beskerming en eerbiediging van die Venesiaanse taal en kultuur") amptelik as taal erken.




**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Die huidige Venesiaanse groep van dialekte moenie verwar word met Veneties, 'n uitgestorwe taal wat in die Romeinse oudheid tot met die 6de eeu v.C. in die gewes Venesië gepraat is en moontlik as substraattaal ook invloed op die plaaslike Latynse omgangstaal en die latere Venesiaanse dialekte uitgeoefen het, of Venesiaanse Italiaans, die plaaslike variant van die Italiaanse standaardtaal wat Venesiaanse invloede toon.

# Verwysings


1. (en) ethnologue.org: *Venetian* (http://www.ethnologue.org/show_language.asp?code=vec)
2. *Academia de ła Bona Creansa: A Salvage Project for the Venetian Linguistic Heritage. Besoek op 22 Januarie 2019* (http://www.academiabonacreansa.eu/vecio_sito/en/the-projects-of-the-academia/a-salvage-project-for-the-venetian-linguistic-heritage/index.html)


# Eksterne skakels

- *Lingua Veneta: Venetian (or Venetan) language* (http://www.linguaveneta.net/venetian-or-venetan-language/)
- *Dr Cristina Marinetti, Centre for Applied Linguistics, University of Warwick: 'Andemo bever ombra': The Venetian Dialect* (https://warwick.ac.uk/newsandevents/warwickbooks/venetian_miscellany/cristina_marinetti/)
- *babbel.com: 5 Venetian Words That Took The World By Storm* (https://www.babbel.com/en/magazine/5-venetian-words-that-took-the-world-by-storm)

*Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Venesiaans&action=edit)*.

**Italiese tale**

**Italiese groep** Oskies | Umbries | Faliskies | Latyn

